# PSALM 55

55



Hoor as ek bid, en luis - ter, He - re.



Die vy - and gaan teen my te ke - re,



hul wil my met hul on - reg breek.



Angs van die dood be-dreig my le - we,



skrik laat my he - le lig-gaam be - we.



Hoor, He - re, as ek pleit en smeek.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.

Ag, kon ek maar op vlerke swewe,
weg na 'n ander veraf lewe,
ver weg van hierdie storm en wind.
Ag, kon ek soos 'n duif maar voorttrek
na die woestyn, 'n veraf woonplek
waar ek in stilte skuiling vind.

3.
Saai onder hulle, Heer, verwardheid,
jaag hulle, dryf hul uit mekaar uit.
Deur wanorde word ons omring.
Geweld maal op die stad se mure,
snags en bedags, ja alle ure
het kwaad ons pleine ingedring.

4.
As ander my dit aangedoen het,
sou ek my daarmee kon versoen het.
Maar dit is jy, my goeie maat.
Ons het gegaan, intiem verbonde,
saam na Sy huis, saam opgewonde,
maar nou word ek deur jou gesmaad.

5.
Hy straf dié wat hul nie bekeer nie
en nie erken dat Hy regeer nie,
die vyand wat mooi woorde praat.
Maar daglank hoor Hy my gebede,
Hy red my en Hy gee my vrede.
Hy straf die ontrou en verraad.

6.
Moet nie jou eie laste dra nie
en skroom nie om sy hulp te vra nie.
Sy straf kom op wie kwaad doen neer.
Ek sal die onreg, Heer, nie vrees nie,
ek hoef oor niks besorg te wees nie.
Op U alleen vertrou ek, Heer.